SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA

SARLNUUS SONDAG 4 MEI 2003

U luister na amateurradiostasie ZS6SRL van die Suid-Afrikaanse Radioliga, die nasionale vereniging vir amateurradio in Suid-Afrika, met 'n nuusbulletin wat elke Sondag om 08:15 Sentraal Afrika Tyd (SAT) in Afrikaans en om 08:30 SAT in Engels uitgesaai word.

Hierdie bulletin is ook op die webwerf van die SARL by www.sarl.org.za en op pakketbulletinborde beskikbaar.

In die nuus vandag:

PEARS MIKROGOLF EN DIGITALE KOMPETISIE

SARL INDABA IN DIE WES KAAP

KONINKLIKE EER VIR PA0LOU

SARL BOEKWINKEL

Bly ingeskakel vir meer besonderhede hieroor en ander nuusitems.

Besoek ook die SARL-webblad of skakel die SARL-kantoor wat vanaf 09:00 tot 13:00 op weeksdae oop is by telefoon 011 675-2393 vir inligting oor hoe om by die SARL aan te sluit, boekverkope en alle verwante amateurradio-aangeleenthede.

Die SARLnuusdiens nooi klubs en individue om nuus aangaande amateurradio op die webwerf van die SARL te plaas by www.sarl.org.za/newsinbox.asp nie later nie as die Donderdag wat die bulletin voorafgaan, in te stuur. Indien moontlik stuur dit asb in Afrikaans sowel as Engels.

U luister na ZS6SRL.

Die nuus volg in besonderhede:

PEARS MIKROGOLF EN DIGITALE KOMPETISIE

Die Port Elizabeth Amateur Radio Vereeniging antwoord op die versoeke van top amateurs in Suid Afrika om 'n spesiale Mikrogolf en Digitale kompetisie te loods wat gesamentlik sal plaasvind. Hierdie 48 uur kompetisie sal plaasvind op 13 tot 15 Junie 2003, en is oop vir alle amateurs. Die motivering vir hierdie kompetisie is om jong amateurs aan te moedig om te eksperimenteer op die bande en transmissiemetodes van die toekoms.

Datums en tye:

Die kompetisie vind plaas vanaf 18:00 SAST op 13 Junie en eindig om 18:00 SAST op Sondag 15 Junie 2003.

Kategorieë:

A. Mikrogolwe: (1) Grondgolf - GG / FM / ESB B. Digitaal: (1) Grondgolf - FSK 441 / JT6M / JT44 / PSK31 (2) AMA - JT44 (Aard - Maan - Aard)

Frekwensies en vermenigvuldigers:

A. Mikrogolwe: 1,3 GHz x 1 2,3 GHz x 2 5,6 GHz x 3 10 GHz x 4 24 GHz x 5 47 GHz x 6 B. Digitaal: 50,260 - 50,280 MHz 144,260 - 144,280 MHz 432,260 - 432,280 MHz 1296,260 - 1296,280 MHz

Deelnemers:

Die kompetisie is oop vir alle amateurs in die RSA, insluitende die ses buurlande: A2, C9, V5, Z2, 3DA en 7P. Amateurs mag deelneem in beide kompetisies maar as afsonderlike entiteite.

Rapporte en puntetelling:

'n Bona Fide kontak bestaan uit 'n uitruiling van roepseine, seinrapport gestuur en ontvang en Maidenhead aanduider.

Vir elke band mag mikrogolfstasies een punt per kilometer eis plus die vermenigvuldiger vir daardie betrokke band. Digitale stasies eis ook een punt per kilometer maar vermenigvuldig deur die aantal roosterblokke wat op elke band gewerk is.

Mobiele stasies mag dieselfde stasie meer as een keer werk, maar dan moet elk vanuit 'n ander roosterblok gedoen word.

Mikrogolfstasies:

'n Mikrogolfstasie mag as vaste-, veld-, multi-operateur of mobiele stasie deelneem. Hierdie stasies neem landwyd teen mekaar deel en die hoogste telling wat op die onderskeie bande behaal word, is die wenner.

Digitale stasies:

'n Digitale stasie mag ook as vaste-, veld-, multi-operateur of mobiele stasie deelneem. Enige digitale modus mag op die BHF of UHF bande gebruik word. Die telling op elke band word met die aantal roosterblokke gewerk vermenigvuldig. Die hoogste gekombineerde telling behaal op al vier die bande sal bepaal wie die wenner en naaswenner is.

Logstate:

Afsonderlike logstate moet vir elke kategorie ingedien word. Die bokant van elke logstaat moet die volgende bevat: Kategorie, Naam, Roepsein en posadres van die deelnemer asook die Maidenheadaanduider. Logstate moet ook die datum aandui, tyd, frekwensie, roepsein van stasie gewerk, seinrapporte gegee en ontvang asook die Maidenheadaanduider van die stasie gewerk. Alle logstate moet aan PEARS gestuur word voor die einde van Julie 2003. Die beslissing van die komitee is finaal.

Toekennings:

Sertifikate sal aan die wenners oorhandig word vir elke kategorie.

Verdere inligting:

Die adres van PEARS is as volg: PEARS, Posbus 10402, Linton Grange, Port Elizabeth, 6015, RSA. Of bel ZS2FM by 041 581 2425 of sel 084 612 9600.

SARL INDABA IN DIE WES KAAP

Karl ZS1KC en Rassie ZS1YT, SARL-raadslede in die Wes-Kaap, nooi alle SARL-lede, voorsitters en komiteelede van klubs en belangstellendes in Div 1 om op Saterdag 10 Mei 'n Indaba te Oakdale Amateurradioklub by te woon. Die doel van die Indaba is om terugvoering te gee oor die afgelope SARL-AJV en ook teenwoordiges se insette te kry sodat 'n moontlike voorstel vir die begroting van die SARL aan die SARL-raad deurgegee kan word vir bespreking op die SARL-Indaba te Johannesburg op 17 Mei.

Die verrigtinge sal om 10:00 begin en behoort teen 11:30 te eindig waarna saam gekuier kan word.

SARL SPESIALE BEGROTINGSVERGADERING

In verlede week se bulletin is berig dat 'n voorsittersindaba vir 10 Mei in die NARS belê is. Weens die RAE wat op daardie dag in die NARS gaan plaasvind, is die indaba verskuif na Saterdag 17 Mei om 09:00 en word dit genoem SARL Spesiale Begrotingsvergadering.

KONINKLIKE EER VIR PA0LOU

Lou van de Nadort, PA0LOU, afgetrede voorsitter van die IARU streek 1 is onlangs deur Koningin Beatrix van Nederland vereer vir sy uitstaande bydrae tot Amateurradio.

Hy is beslaan as Lid van die "Orde van Oranje Nassau". Lou was een van 3594 mense wat hierdie jaar deur die koningin vereer is toe die Koninklike toekennings op 30 April gemaak is. In Nederland bekend as "Konininnedag", gehou op die koningin se verjaardag.

Lou van de Nadort het in Oktober verlede jaar uit die Streek 1 Uitvoerende aaaakomiteevan die IARU bedank nadat hy vir byna 28 jaar aan die stuur van die organisasie was. In sy vaarwelrubriek in Streek 1 Nuus het hy dit "aftrede uit aktiewe diens" genoem en skryf: "Ek sal altyd die IARU en sy werk in my hart hou en sal voortgaan om hulle te ondersteun".

"Ek kyk terug na my betrokkenheid by die IARU. Alhoewel dinge nie altyd glad verloop het nie, het ek baie oomblikke van sege ondervind soos toe die organisasie groot sukses behaal het met die beskerming en verbreding van frekwensiebande vir amateurs."

"Dit was 'n wonderlike ondervinding om met soveel toegewyde mense uit alle lae van die samelewing, van oral in die wêreld, saam te werk. Ek dank julle almal vir julle ondersteuning en bo alles, julle vriendskap. Ek sal julle almal mis. Maar dan, daar is altyd amateurradio wat my sal toelaat om met julle kontak te behou deur middel van die mikrofoon of die sleutel."

Die medalje is aan Lou oorhandig by sy huis in Zundert in Nederland toe die Burgemeester en 'n afvaardiging en lede van die VERON-raad daar op 30 April opgedaag het. Lou sê dit het hom totaal verras en hy het die toekenning nie verwag nie.

LOU VAN DE Nadort, ons salueer u!

SETI BY DIE WêRELD RUIMTE-AMSATCON 2003

Die soektog na buiteruimtelike intelligensie (SETI) het 'n ernstige forum van wetenskaplike ondersoek geword. Die uitvoerende direkteur van SETI, Dr Paul Shuch noem dit nie 'n soektog nie, maar 'n wetenskap. Kom vind meer uit oor hierdie wetenskap en hoor hoe u kan deelneem by AMSATCON 2003 op 24 Mei.

Die ontdekking van selfs net een voorbeeld van buiteruimtelike lewe sal uiters belangrik wees. Hierdie soektog na buiteruimtelike kontak staan op die vooraand van 'n nuwe renaissance: die uitbreiding van mikro-elektroniese spoed, die ontwikkeling van meer gevorderde sagteware saam met die navorsing in astrobiologie, die ontdekking van meer as 100 ander sonnestelsels en die lansering van 'n ruimtetuig wat op ander soortgelyke wêrelde as ons s'n sal ooghou vir tekens van lewe.

Prof Alex Antonites sal 'n uigebreide lesing lewer by die konferensie. Bespreek jou plek deur 'n e-pos te stuur aan: saamsat@intekom.co.za, of stuur 'n faks aan 012 991 5651. 'n Uitgebreide program en besprekingsvorm sal aan jou gestuur word. Besoek die webwerf van die SARL by www.sarl.org.za om die inligting af te laai. Registrasie is slegs R50,00 vir SARL, SA AMSAT en SAATI se lede.

SARL AMATEUR VAN DIE JAAR TOEKENNINGSNOMINASIE WORD INGEWAG

Het u al iemand genomineer vir die Siemens Amateur van die Jaar toekenning? Besoek die webwerf van die SARL vir volle besonderhede en 'n nominasievorm.

Baie SA amateurs maak besondere bydraes aan amateur radio maar word selde erken. Doen moeite en kyk bietjie rond in jou eie klub wie hierdie titel verdien.

Dit is belangrik om hierdie nominasievorm behoorlik te voltooi met soveel besonderhede as moontlik, aangesien die beoordelaars slegs hierdie inligting voor hulle het. As u nie toegang tot die internet het nie, stuur 'n faks aan 012 991 5651 met u adres- of faksbesonderhede en 'n brosjure sal teruggestuur word.

NASIONALE WETENSKAP- INGENIEURS- EN TEGNOLOGIEWEEK EN SPESIALE STASIE

Die Magalies Radioamateurklub sal namens die SARL 'n spesiale geleentheidstasie bedryf by die Swartkopslugmagmuseum tydens die Nasionale Wetenskaps-, Ingenieurs- en Tegnologieweek van 5 tot 10 Mei. Daar word beplan om alle modusse bedryf d.i. radiotelefonie op alle bande, pakketradio, stadige aftas TV en weerkundige beelde. Die stasie sal elke dag van 9:00 tot 16:30 bedryf word. Besoekende gelisensieerde radioamateurs is welkom om ook die stasie te bedryf.

Die stasie sal in loods No. 12 wat aan die suidekant van die vliegveld geleë is, opgerig word. Benewens hierdie stalletjie sal baie ander wetenskaplike, ingenieurs en tegnologiese uitstallings te sien wees. Lewendige demonstrasies sal gelewer word waarvan Tony Voorveldt se beroemde baie hoë elektriese spanningsvertoning uiters interessant is. Daar is baie te sien in ander loodse en ook vliegtuie van die verlede.

Kyk uit vir ons op 7 062 kHz en BHF-herhalers tussen 09:00 tot 16:30 gedurende die week en kom besoek ons stalletjie.

Parkering vir besoekers is aan die noordekant van die vliegveld beskikbaar. Die ingang na die perkeerterrein is uit Trichardtweg wat oos-wes verbygaan.

SARL BOEKWINKEL

Die volgende publikasies is beskikbaar by die SARL Boekwinkel. Skakel Debbie by 011 675 2393 en bestel vir jou 'n kopie. Verpakking en posgeld is nie by die pryse ingesluit nie.

Die 2003 ARRL Manual is beskikbaar teen R520.00.

Die 16de uitgawe van die RSGB Radio Examiner's Manual, wat insluit "How to pass the RAE" is beskikbaar teen die ongelooflike prys van R295.00

DATUMS OM TE ONTHOU

Nasionale Wetenskap- Ingenieurs en Tegnologie week van 5 tot 10 Mei by die Swartkops Lugmagmuseum.

Scopex uitstalling op 10 Mei by die SA Nasionale Museum vir Militêre geskiedenis in Saxonwold, langs die Johannesburg dieretuin.

BHF digitale werkwinkel op 10 Mei by die Wesrand Klubhuis.

SARL Spesiale Begrotingsvergadering op 17 Mei in die NARS.

SARL Integnet op 18 Mei wanneer die fokus val op WSJT sagteware en die gebruik daarvan by swak sein ontvangs.

AMSATCON op 24 Mei in die NARS.

Dit bring ons dan aan die einde van hierdie bulletin wat saamgestel is deur Martin, ZS6ABU, en gelees is deur …….. vanuit …………… as 'n diens aan radioamateurs, kortgolfluisteraars en elektronikaentoesiaste.

Die SARL nooi u ook om Sondae om 10:00 na Amateur Radio Mirror International op 17 815, 9 750 en 7 082 kHz en 145,625 MHz in die Oos Londen-, 145,650 in die Durban en 145,750 MHz in die Pretoriagebied te luister. 'n Heruitsending kan Maandagaande om 21:00 SAT op 3 215 kHz gehoor word. ARMI word deur Telkom en Sentech geborg.

U het geluister na ZS6SRL, dankie dat u by ons aangesluit het. Baie dankie aan diegene wat items vir die bulletins verskaf en aan al die amateurs wat so gereëld die herleidings waarneem.

Hierdie Afrikaanse uitsending eindig nou en SARLNUUS wens u ’n aangename week toe.

Totsiens almal.

/EX

==========================================================================

Correction to Sunday’s Bulletin

SARL SPECIAL BUDGET MEETING

In last week’s bulletin it was mentioned that a chairman’s indaba had been convened for the 10th May in the NARC. This date proved to be tricky for several clubs who had previous commitments for that day.

Therefore the date the indaba is being moved to the 17th May and is now called the SARL Special Budget Meeting. Due to the RAE also taking place on the 17th it was decided to start the Special Budget Meeting a little latter at 11:00am or 11:30am to allow those involved in the RAE to also attend.

==========================================================================